# Son van die geregtigheid

270

Son van die ge - reg - tig-heid,

skyn in hier - die don - ker tyd.

Laat u stra-le uit-sig bring

in die nag wat ons omring.

Ont- ferm U, Heer.

1 2 3 4

X Lied :

2.

Son van ons geregtigheid,
toon u mag, u majesteit.
Laat u strale ons genees;
maak ons een van hart en gees.
Ontferm U, Heer.

3.
Maak ons oë oop, o Heer,
vir dié wat u Woord ontbeer.
Raak ons onrein lippe aan
dat ons in u diens kan staan.
Ontferm U, Heer.

4.

Breek deur elke donker poort
met die ligglans van u Woord.
Maak dit lig, verdryf die nag;
bring die dag waarop ons wag.
Ontferm U, Heer.